# PSALM 10



Waar - om staan U dan ver weg, Heer,
u oog van my af weg - ge - keer?
Die self - vol - da - ne god - de - lo - se
ver - volg die ar - me hul - pe - lo - se.

1 2 3 4 5 6 7 8 9
X Lied :

2.

**Laat hy wat sluwe planne maak**

**dan self daarin gevange raak.**

**Homself verryk hy met bravade**

**en hy berokken ander skade.**

3.
Hy het vir U, Heer, geen ontsag,

u oordeel word deur hom verag,

want daarvan het hy geen besef nie,

hy dink geen onheil sal hom tref nie.

4.

Hy pleeg bedrog, hy onderdruk,

hy moor, hy vrees geen ongeluk;

hy is oor onreg nie begaan nie

en sê: "God steur Hom nie daaraan nie."

5.
Kom tog, o God, en toon u mag

aan dié wat op u redding wag;

moet hulle, Here, nie vergeet nie;

tref dié wat niks van U wil weet nie.

6

Tog is U oor ons leed be - gaan;
maak daar dan nou 'n ein - de aan;
help dié wat wees en wat ver - stoot is,
dié wat ver - druk en wat in nood is.

7.

Hoe durf die sondaar U verag?

Verbreek die goddelose mag.

Laat, Heer, geen misdaad ongestraf nie.

Sien van u tugtiging nie af nie.

8.

Die Heer sal altyd koning bly;

sy land is van die vyand vry,

vry van die swaar omstandighede;

ons is verhoor in ons gebede.

9.

Reg sal geskied aan dié in nood,

al is hul lyding ook hoe groot.

Ons sal nie sonder hulp meer wees nie

en niemand hoef meer iéts te vrees nie.